# Voor vorste en die wêreld

Voor vor - ste en die wê - reld
lê 'n fi - guur ver - wring.
Dis Is - ra - el, die diens - kneg,
wat ons Gods won - der bring.

1(b)

Die mens - lik on - ver - wag - te

het God tot stand laat kom -

net deur sy kneg se neer - laag

kom men - se nou tot Hom.

2

Dit is Gods slaglam, Christus,
wat uit sy volk sou spruit.
As skaap gelei ter slagting
het Hy geen woord ge-uit.
Hy is vir ons oortreding
verneder en deurboor,
sodat 'n nuwe kudde
geen oordeelswoord meer hoor.

3

Om sondaars te regverdig,
het Hy die prys betaal.
Vir mense kom die vryspraak
slegs soos Gods reg bepaal.
Wat voluit ongehoord is,
het Christus so verrig
deur juis in lydensdonker